# PSALM 95

95



Kom laat ons lof-sing voor die Heer,



kom laat ons ju - bel tot sy eer.



Ons rots is Hy, oor al-mal heers Hy.



Aan sy ge-sag en ko-ning-skap



kan niks en nie-mand ooit ont-snap.



Hy heers oor al - les, ver en na - by.

2.
Die aarde *kan Hy* diep af peil
en *ook die* berg, hoe *hoog, hoe* steil.
Die *Here is daarvan die* maker.
Die *see en* land be*hoort aan* Hom,
die *aarde is sy* eiendom.
Hy *sorg vir ons as ons be*waker.

3.

Val almal *biddend* voor Hom neer,
kom *loof die* Heer, be*wys Hom* eer,
dee*moedig voor die Skepper* buigend.
Ons *is sy* volk, ons *God is* Hy.
Ons *is sy kudde* wat Hy lei.
Kom *sing tot Hom, die Here,* juigend.

**4.**

**As julle *maar van*dag wou hoor**
**wat *sê die* Here, *dink daar*oor:**
**"Wees *nie soos julle voorge*slag nie:**
**In *die woestyn* is *Ek g*etart,**
**hul *hart het hulle* daar verhard.**
**My *werk het hulle nie geag* nie."**

95

5.

"Hul het hul *van My* afgekeer.
Ek *het 'n* eed teen *hul ge*sweer
in *wie Ek teësin ge*kry het.
Ek *het hul* veertig *jaar ont*sê
om *daar 'n plek van* rus te hê
waar*heen Ek hul as volk ge*lei het."